# PSALM 22

My God, my God, het U my dan ver - laat?

U ant-woord nie op al my jam - mer - praat.

U bly be-dags en snags U ver - af hou.

U is tog hei - lig.

1 1b 2 2b 3 3b 4 4b 5 5b 6 6b 7 7b X Lied :

1b

Daar waar U woon, is Is - ra - el be - vei - lig.
U het ge - red, o God , in die ver - le - de,
U het ge - luis-ter na my smeek-ge-be - de
U is ge - trou.

2.
Ek is geen *mens*,
*ek is 'n* wurm, o God.
Ek *word bekyk*,
deur *ieder*een bespot,
ek *word gehoon,*
*deur almal* uitgelag.
"Waar's *sy bevryder?*

2b.
Laat *Hy hom* red,
sy *las van hom* verwyder."
Waar *om, my* God,
het *U my nou* begewe,
ek *wat van U,*
*die oorsprong van my* lewe,
my hulp verwag?

3.
Hoe verder, *Here,*
*U van* my af bly,
hoe *nader* kom dié
*wat my* dreig aan my
en *dit is U alleen*
*wat* my kan help.
Stel *my nie* bloot nie.

3b.

O *Here* God, moet *my*
*nie meer* verstoot nie.
Hoe *dreig hul* my
as *hul om my 'n* kring vorm,
as *hul op my*
*soos wrede diere* aanstorm.
Ek is oorstelp.

4.

My lewe *is soos*
*water* uitgestort.
My *hart het* sag
ge*smelte* was geword.
My *beendere lê*
*uitm*ekaar versprei.
Ek *lê in* skerwe.

4b.

My *tong is* droog,
soos *dié van een wat* sterwe.
Hoe*wel ek* diep,
o *Here, in die* nood is,
laat *U my eenkant lê*
*asof ek* dood is.
Help, Here, my.

5.
Ek word deur
*wilde honde* ingesluit.
Hul *pynig* my
en *deel my* klere uit
en *oor my mantel*
*word nou* al geloot.
Waar's *U*, o Here?

**5b.**

**Moet *ek bly* smeek,**
**aan*houdend, hoeveel* kere?**
**Ver*stoot my* nie,**
**laat *my nie langer* ly nie,**
**moet *tog nie langer***
***veraf van my* bly nie.**
**Verdryf my nood.**

6

My God het my verhoor in my ge - bed.

U, E - nig - ste, wat my al - leen kan red,

ek sal u Naam in die ge-meen- te eer.

Toon aan Hom eer - bied.

6b

O Is - ra - el, kom sing vir Hom 'n lof - lied.

Hy het in nood ons nie ver-geefs laat wag nie,

ons hul-pe-loos-heid nie ge-ring ge - ag nie.

Kom, loof die Heer.

7.
Die hele *aarde*
*sal die* Here eer
en *alle* volke
*hul tot* Hom bekeer,
en *almal sal*
*sy konings*kap bely.
Hy *heers oor* almal.

7b.

Die *sterflikes* sal *almal*
*voor Hom* neerval,
en *die ge*slagte,
*nou nog onge*bore,
kom *wel van sy*
*verlossingsdaad te* hore.
Die Heer bevry.